# AFRIKAANSE WOORDELIJS

## EN SPELREËLS.

In opdrag van die
Suidafrikaanse Akademie vir Taal, Lettere en Kuns.

---

SAMEGESTEL DEUR

Prof. Dr. T. H. LE ROUX, Prof. Dr. D. F. MALHERBE,
EN
Prof. JOHANNES J. SMITH.



„HET VOLKSBLAD"-DRUKKERIJ BLOEMFONTEIN.

# AFRIKAANSE WOORDELIJS
## EN SPELREËLS.

*In opdrag van die*
*Suidafrikaanse Akademie vir Taal, Lettere en Kuns.*

---


SAMEGESTEL DEUR
Prof. Dr. T. H. LE ROUX, Prof. Dr. D. F. MALHERBE,
EN
Prof. JOHANNES J. SMITH.





Gedruk deur „HET VOLKSBLAD"-Drukkerij. – Posbus 267 – Bloemfontein.
1917.

# VOORWOORD.

---

Na aanleiding van die vorderinge wat Afrikaans die laaste jare gemaak het, het een uit die ou taalgarde hom onlangs op die volgende wijse uitgedruk : dis tog maar waar, die een sal saai en die ander sal maai. So is dit. Hierdie woordelijs en hierdie spelreëls is die vrug van die werksaamhede van die taalpioniers, die lede van *Die Genootskap van Regte Afrikaners,* opgerig in die Paarl op 14 Augustus, 1875.

Ontsaglik veel het daar met die Afrikanervolk sedert die tijd gebeur; en met sij taal ! Hoeveel was destijds in staat om die nasionale betekenis van die werksaamhede van daardie manne in te sien ? Hoeveel teëwerking het hul nie ondervind nie ? Hoe anders is dit vandag. Ons volk het tot ontwaking gekom. Ons belewe nou ons periode van Romantiek, in die ware sin van die woord. Als natuurlike gevolg hiervan, is daar 'n onweerstaanbare drang na uiting : uiting van ons volksindividualiteit. Sodanige uiting—dit voel ons meer als ooit tevore—is alleen moontlik deur middel van die moedertaal : Afrikaans. Want wil iemand uiting gee aan sij siel, en gebeur dit nie deur middel van sij moedertaal nie, dan staan sodanige taalvorm tussen hom en die uitdrukking van sij diepste wese. Vanself dus wil ons sôre dat ons taal in ieder opsig tot sij reg kom; dat dit die draer word van ons kultuur. Vandaar dat ons in die eerste plaas ons oog rig op die onderwijs. Die eerste en voornaamste kenmerk immers van 'n gesonde onderwijsstelsel is dit, dat daar voorsien word in die nasionale behoeftes van die volk.

Die weg wat ons moet inslaan sien ons duidelik lê. Prinsipiële besware is daȧr nie; praktiese wel, veral ten opsigte van die onderwijs. Maar hierdie besware is niks meer als wat 'n mens in 'n owergangstijdperk noodwendig moet verwag nie. Laat ons net onthou, veral diegene wat so geneig

is om te kritiseer, dat ons werklik in 'n owergangstijdperk lewe. Wat die juiste verhouding—nie van 'n wetenskaplike standpunt nie, maar in die praktiese lewe—van Hooghollands tot Afrikaans in die later toekoms sal wees, is onmoontlik om presies aan te duie. Maar een feit is bo alle twijfel verhewe, en dit is dat Hollands en Afrikaans, hoewel twee selfstandige tale, nie teenoor mekaar staan, soos sommige dit voorstel nie. Inteendeel, die twee tale vul mekaar aan. Afrikaans sluit Hollands grotendeels in; Hollands is die onmisbare bron waaruit Afrikaans moet put, oral waar voorlopig nie deur eie taalmiddels in die behoeftes kan voorsien word nie.

Praktiese besware moet ons dus verwag. Op baing punte heers daar nog heelwat onsekerheid. Maar die nodige vastheid kan ons alleen krij deur meer en meer ons taal als kultuurtaal te gebruik. Dit was die geval met ieder taal in die verlede. Dit hang dus af van die gebruik wat ons van ons taal maak. En die oomblik van werk is nou daar, werk vir die hele volk; maar dan sò dat dit vir die verre toekoms dien :—

"Blaas hoog die vlam,
  deur stof- en steenkooldam;
die nawe wat ons boor,
  die bande wat ons kort,
die gaan misskien die berge oor,
  tot in die Verte vort;—
die trekker met sij wa !—
  ons werk moet alle swaarte dra."

(Eugène Marais, *Die Smid.*)

Met die goedkeuring van die Afrikaanse Spelreëls (sie bl. IX en volgende) deur die Suidafrikaanse Akademie vir Taal, Lettere en Kuns, op die sitting van 18 September, 1915, in Bloemfontein, is dit vergoed moontlik geword om 'n end te maak aan die lastige en belemmerende spellingverwarring onder ons. Maar hoewel die spelreëls die algemene

beginsels bevat, is dit op sigself nie voldoende nie. Daar blij nog altoos baing gevalle van spelling oor wat veel beter in 'n aparte woordelijs kan behandel word, omdat sodanige vorme daar veel makliker te vind is. Daarom het die Akademie, dadelik na goedkeuring van die spelreëls, opdrag gegee aan die ondergetekende om 'n Afrikaanse woordelijs saam te stel, in aansluiting bij, en ter aanvulling van die reeds goedgekeurde spelreëls. Aan daardie opdrag word hiermee uitvoering gegee.

Wie 'n woordelijs saamstel van woorde wat nog in algemene gebruik is, en daarbij probeer om die mees algemene uitspraak weer te gee; m.a.w., wie 'n werk verrig waarbij die algemene publiek reg het om ook sij oordeel te laat hoor—so iemand neem 'n lastige taak op hom. Dis so natuurlik dat elkeen verwag om in so 'n woordelijs te vind wat vir hòm die gewoonste is. Veral van die uitspraak is dit waar. Bijna elkeen is geneig om, heeltemaal ter goeder trouw, te dink dat sij uitspraak die gewoonste, en daarom die beste is. Maar hoe dikwels vind jij tog nie bij nader ondersoek dat jij jou hierin skromelik vergis het nie. Wat gewoon is vir die een, is baing keer ongewoon, selfs onbekend vir die ander. Dis veral so in die geval van 'n taal soos ons moedertaal, Afrikaans, wat aan die een kant oor so 'n uitgestrekte gebied gespreek, en daarteenoor nog maar in so geringe mate als kultuurtaal gebruik word, waardeur 'n mens anders sou kan te wete kom wat in die land als geheel die gangbaarste is.

Laat ons ook nie vergeet dat daar eintlik nie so iets is als absolute beskaafdheid van uitspraak nie : wat gewoon is, is beskaaf; wat nie gewoon is nie, is onbeskaaf. Beskaafdheid van uitspraak hang dus van die mate van gebruiklikheid af. Die vraag is nou maar : wat is die gebruiklikste? Dit is maar al te dikwels glad nie 'n maklike vraag nie. Een versekering kan die samestellers darem gee, en dit is dat hul altoos daarna gestreef het om, na hul beste wete, die gebruiklikste, dus die beste uitspraak weer te gee. Waar ver-

skillende uitsprake ewe gewoon is—wat dikwels die geval is, veral met 'n jong taal— daar is ook verskillende vorme opgeneem. Te veel vrijheid kan nie gegee word nie; dit stig net verwarring. Aan die ander kant mag ons nie ons taal in 'n dwangbuis forseer nie.

Wat die aantal woorde betref, is dit die samestellers nie in die eerste plaas daarom te doen gewees om 'n volledige lijs te gee van al die gebruiklike Afrikaanse woorde nie. Dit sou in veel opsigte baing goed wees, en kan heel moontlik bij 'n later druk gebeur; maar op die oomblik is die behoefte aan 'n woordelijs so groot, dat daar vir so iets geen tijd was nie. Daarom het die samestellers hul veral bepaal bij die woorde, wat in meer of minder mate spellingmoeilikheid oplewer. Daarnaas is egter ook gestreef na 'n redelike mate van volledigheid. Die een sal in die lijs minder woorde vind als hij verwag het; die ander misskien wat hij als oorbodig ag. Maar die grenslijn is dikwels vaag; en hoe maklik word 'n woord nie uitgelaat als 'n lijs vir die eerste keer saamgestel word nie. Die opname van vreemde woorde is met opset beperk, om die deur nie al te wijd oop te sit nie.

Om iedereen tevrede te stel, is dus onmoontlik. 'n Spelsisteem gee nooit daadlik algemene voldoening nie. Ook nie aan die samestellers nie. Dit het die ondergetekende maar al te goed onder hul werksaamhede geleer, wat aan die een kant veel langer geduur het als aanvanklik verwag was, maar aan die ander kant juis deur die vertraging veel beter resultate kon oplewer. Ons reken dus daarop dat die geagte Publiek nie sommer daadlik sal klaar wees vir 'n aanval nie, maar veel liewer sal meewerk om 'n volgende druk so korrek en volledig als moontlik is te maak.

Die feit dat daar geen algemeen erkende spelsisteem van Afrikaans was nie, het die beoefening van ons taal totnogtoe veel in die weg gestaan. So was dit onmoontlik om skoolboeke op te stel in Afrikaans, en daarmee uitvoering te gee aan die besluite van die verskillende Provinsiale Rade, solang als daar geen spellingeenheid was nie. Die hek was toe.

Nou is die hek oop. Nou kan ons voorsien in die nasionale behoeftes van ons volk, en daardeur ons onderwijs gesond maak. Laat iedereen van ons dus meewerk, na beste kragte, aan die opbouwing van ons taal: die enigste middel waardeur ons volksindividualiteit kan bewaar blij; die draer van die geestelike selfstandigheid van ons volk.

Die Woordelijs-Kommissie:

T. H. LE ROUX (Konvener).
D. F. MALHERBE.
JOHANNES J. SMITH.

---

# AFKORTINGE.

---

(*bes. vnw.*) ... .... ... ...besitlike voornaamwoord.
(*bnw.*) ... ... ... ... ...bijvoeglike naamwoord.
(*bw.*) ... ... ... ... ...bijwoord.
(*d.w.s.*)... ... ... ... ...dit wil sê.
(*enkv.*) ... ... ... ... ...enkelvoud.
(*ens.*) ... ... ... ... ...en so voort.
(*Holl.*) ... ... ... ... ...Hollands.
(*m.a.w.*) ... ... ... ...met ander woorde.
(*mv.*) ... ... ... ... ...meervoud.
(*opm.*) ... ... ... ... ...opmerking.
(*pers. vnw.*) ... ... ...persoonlike voornaamwoord.
(*snw.*) ... ... ... ... ...selfstandige naamwoord.
(*telw.*) ... ... ... ... ...telwoord.
(*V.H.S.*) ... ... ... ...Vereenvoudigde Hollandse Spelling.
(*vnw.*) ... ... ... ... ...voornaamwoord.
(*voegw.*) ... ... ... ...voegwoord.
(*voors.*)... ... ... ... ...voorsetsel.
(*ww.*) ... ... ... ... ...werkwoord.

# VERBETERINGE EN AANVULLINGE.

Bl. X, 2 (c), opm. 1. "**C** en **z** word 'net behou ens."—lees: "**C, X** en **z** ens."

Bl. XVIII, 9 (a): skrap "**afgodies**.... ....**konstitusie**".

Bl. XVIII, 9 (a) "**ring**": lees "**riet.**"

Bl. XVIII, 9 (b): "**notisie**": lees: "**notiesie.**"

Bl. XX: Na no. 19 in te voeg: 20. Waar daar twee vorme van 'n ww. is, nl. een op **-ee** en een op **-eë**, daar skrijwe ons die daarvan gevormde nomen agentis met twee en nie drie **e**'s nie: **bekleër** (ww. **beklee** of **bekleë**).

"akkerbome *of* eiekebome": lees "eikebome."

"aliekruikel, aliekruikels": lees "alikruikel, alikruikels."

"bachanalië": lees "bacchanalië."

"beleefd, beleefde": lees "beleef, beleefde."

"burokraat, ens.," "burokrasie": lees "bureaukraat, ens.", "bureaukrasie."

"cederboom": lees: "cederboom *of* sederboom."

"censor": lees "censor *of* sensor."

"centraal, ens.": lees "centraal of sentraal, ens."

"centralisatie": lees "centralisasie *of* sentralisasie."

"centraliseer, ens.": lees "centraliseer *of* sentraliseer, ens."

"deklarasies": lees "deklarasie."

"eksieperfeksie": lees "eksiperfeksie."

"fisant": te plaas na "finansies."

"gedammaseerde": te plaas na "gedagtewisseling."

"gedwing": lees "geding."

"gekommitteerde, gekommitteerdes": lees "gekomiteerde, gekomiteerdes."

"geplaag *of* geplae, ens.": lees "gepla *of* geplaag *of* geplae, ens."

"gordijne": lees "gordijn."

"gootouers": lees "grootouers."

"haangekraai": te plaas na "haan, hane."

"Hebreeën": lees "Hebreën."

"Hebreeër, Hebreeërs": lees "Hebreër, Hebreërs."

"hygiënes": lees "hygiënies."

"inteëndeel": lees "inteendeel."

"joviaal, ens.": te plaas na "jouw, ens."

"kasie": skrap.

"kiepersolboom": hierna in te voeg "kierang *of* kurang *of* tjurang".

"kommercieel, ens.": lees "kommersieel, ens."

"kontraband": lees "kontraband *of* kontrabande."

"kopkhoendertjie": lees "kapokhoendertjie."

"kurang ens.": lees "kurang *of* kierang *of* tjurang."

"majestueus, majestuese": lees "majestueus, majestueuse."

"meerderjarigheid" : hierna in te voeg "meerkat *of* mierkat, meerkatte *of* mierkatte."
"metode, ens.," "metodies, ens." : te plaas na "Methodisme."
"mierkat ens." : lees "mierkat *of* meerkat, mierkatte *of* meerkatte."
"murmereer ens." : lees "murmureer, gemurmureer *of* murmureer."
"naaltjies" : te plaas na "naaldjie."
"nietteënstaande" : lees "nietteenstaande."
"onthouder, ens." : lees "onthouder *of* onthouer, onthouders *of* onthouers."
"pleks (... *òf plek van*)" : lees "(...*òf pleks van*)."
"ramelkas" : lees "rammelkas."
"rammenas" : lees "ramenas."
"roemer (groot wijn glas)" : lees "(... wijnglas)."
"Roodhuid *of* Roodhuid, ens." : lees "Roodhuid *of* Rooihuid, ens."
"room" : lees "room (roem)."
"seder, ens." : lees "seder of ceder, ens."
"sederboom, ens." : lees "sederboom *of* cederboom, ens."
"sensor, ens." : lees "sensor *of* censor, ens."
"sentraal, ens." : lees "sentraal *of* centraal, ens."
"sentralisasie" : lees "sentralisasie *of* centralisasie."
"sentraliseer, ens." : lees "sentraliseer *of* centraliseer, ens."
"sojaboontjie, sojaboontjie" : lees "sojaboontjie, sojaboontjies."
"Somalieland" : lees "Somaliland."
"theoreticus, ens." "theoreties, ens." : lees "teoreticus, ens." "teoreties, ens." en te plaas na "teorie, ens."
"tjank, gtjank" : lees "tjank, getjank."
Transvaal, ens. : lees "Transvaals, ens."
"uitleêr" : lees "uitlêer."
"vee *of* veë, ens." : skrap "veë en geveë."
"veeg of vee, ens." : skrap "veë en geveë."
"verbreid" : na "verbrei" te plaas.
"verjaardag ... verjaarsdae *of* verjaarsdae" : lees ... "verjaardae *of* ens."
"verskeie" : na "verskeidenheid" te plaas.
"verstoke" : te plaas na "verstok, ens."
"vertreding" : na "vertrapping" te plaas.
"vijf-en-twintig duisend" lees : "vijf-en-twintigduisend."
"vooltjie, vooltjes" : lees "vooltjie, vooltjies."
"vooruitsig, ens." : te plaas na "vooruithê, ens."
"vruggegebruik" : lees "vruggebruik."
"waaierstertmierkat, ens." : lees "waaierstertmeerkat *of* waaierstertmierkat, waaierstertmeerkatte *of* waaierstertmierkatte."
"wend, gewend" na "wenkbrouw, ens." : skrap.
"wis, gewis" : skrap.

# Afrikaanse Spelreëls.

**(Goedgekeur deur die Akademie, op die Sitting van 18 September, 1915.)**

1. Bij die opstel van die Afrikaanse spelreëls is uitgegaan van die volgende algemene grondbeginsels:—

(a) Vir so ver moontlik, elke klank deur 'n aparte letter voor te stel, en geen onnodige leters te gebruik nie.

(b) Dieselfde woord, voor- of agtervoegsel, vir so ver moontlik, altijd op dieselfde wijse te skrijwe.

(c) Die geskiedenis net daar in ag te neem waar dit om praktiese redes noodsaaklik is.

(d) So weinig moontlik van die **Vereenvoudigde Hollandse Spelling** af te wijk.

(e) Altijd die mees gebruiklike uitspraak weer te gee, en dit als norm aan te neem.

Daar 'n spelling in die eerste plaas vir die publiek, en nie vir die taalgeleerde bedoel is nie, kan hij nooit streng foneties wees nie. Daarom kan die fonetiese beginsel in (a) neergelê, slegs vir so ver doenlik gevolg word.

Om dieselfde rede skrijwe ons oor die algemeen net die vol vorme van woorde, voor- en agtervoegsels (b), hoewel in die sin dikwels korter vorme uitgespreek word òf allerlei klankveranderinge (assimilasies) plaasvind. Ons skrijwe dus **soveel** (nie **suffel), in die tuin** (nie **in-nie-tuin), onbepaal** (nie **ombepaal), vinnig** (nie **vinnag** nie).

Ter wille van die geskiednis (c), en tegelijkertijd van die eenvormigheid, skrijf ons **wind** met 'n **d** en nie met 'n **t** nie, omdat die **d** in die meervoud gehoor word: **winde.**

Daar dit om algemeen erkende redes (vergemakliking van onderwijs, nasionale belang) nodig is om so weinig moontlik van die V.H.S. af te wijk (d), skrijwe ons **kinders,** en behou ook **v** naas **f,** al sê ons **kinners,** en al maak ons geen onderskeid, soos die Hollander, tussen **v** en **f** nie. Om dieselfde rede behou ons ook **ei** naas **ij,** hoewel dit sowel in Hollands als Afrikaans dieselfde klank aandui. Waar 'n vereenvoudiging egter algemeen gebruikelik is onder

Afrikaners, daar wijk ons af van die V.H.S. So skrijwe ons **z** en **au** net in eiename en vreemde woorde; anders altoos **s** en **ou.** Ook waar die Afrikaanse uitspraak heeltemaal afwijk van die Hollandse, gee ons die Arfikaanse uitspraak so ver moontlik weer: b.v. **nuwt, nuws** vir Holl. **nieuw, nieuws.**

Die mees gebruiklike uitspraak word altoos als norm aangeneem (e). So skrijwe ons **terge, gesig** en nie **têre, geseg** nie.

Net die punte wat moeilikheid kan oplewer is hier behandel. Vir allerlei kleiner punte word verwijs na die **Afrikaanse Woordelijs.**

Waar verskillende vorme in algemene gebruik is, word die verskillende vorme ook erken; in sulke gevalle kan alleen die gebruik uitmaak welke vorm op die lange duur moet segevier.

Ten opsigte van vreemde woorde, moet vanself 'n seker mate van vrijheid toegelaat word. Wat vir die een nog vreemd is, kan vir die ander reeds Afrikaans klink, en omgekeerd. Egte vreemde woorde behou die vreemde spelling; min of meer verafrikaanste vreemde woorde volg die Afrikaanse spelreëls, vir sover prakties doenlik.

2. Die volgende lettertekens word gebruik om die Afrikaanse klanke (klinkers, tweeklanke, medeklinkers) voor te stel:—

(a) Klinkers; **a, e, ê, eu, i, ie, o, ô, oe, u.**

Opm. 1. Die letter **è** word ook gebruik, maar net in 'n paar uitroepe: **dè, nè.**

Opm. 2. Die letter **y** word net gebruik in eiename en egte vreemde woorde: **Egypte, hypothese.** Owerigens word **y** vervang deur **i: dinamiet, simpatie.**

Opm. 3. Bij sommige Afrikaners word ook gehoor 'n lang ope **u,** als **û** voorgestel: **brûe** (mv. van **brug**), terwijl ander Afrikaners in dieselfde gevalle 'n kort **u** uitspreek: **brugge.**

Hier kan ook genoem word 'n wije ope **i,** geskrijwe **î,** in die meervoud van 'n woord als **wig—wîe.**

(b) Tweeklanke: **ai, aai, eeu, eu, ei, ij, oei, oi, ooi, ôi ,ou, ui.**

Opm. 1. **Au** word net in eiename en egte vreemde woorde behou: **Raubenheimer, automaties.**

Opm. 2. Veel Afrikaners spreek in plaas van die tweeklank **eeu** 'n drieklank **eeou** uit: **leeou, sneeou.**

(c) Medeklinkers: **b, c, d, f, g, h, j, k, l, m, n, ng, p, r, s, t, tj, v, w, x, z.**

Opm. 1. **C** en **z** word net behou in eiename en egte vreemde woorde: **Cloete, café; Alexander, Alexandrijn; Zoutendijk, Zenith.**

Opm. 2. **Tj** stel in Afrikaans net een klank voor, en nie twee, soos bij sommige Hollanders nie. Om praktiese redes behou ons egter die teken **tj,** net soos **ng,** wat ook maar een klank voorstel.

## KLINKERS EN TWEEKLANKE.

3. In ope lettergrepe word **e** en **o**, behoudens die beperking in reël 4 vervat, nooit verdubbel nie, ewemin als **a** en **u**: **bome, bene,** (mv. van **boom** en **been).**

4. In woorde als die volgende egter, en in samestellinge en afdelinge van sulke woorde, word **e** wel verdubbel: **gee, mee, nee, see, senewee, skadewee, skree, slee, tee, tree, twee, vee, wedewee, wee, geeslag, meewerking, neewoord, seewater, teewater, tweede, veekraal, weemoedig,** ens.

Die meervoudsvorm op **e** van sulke woorde krij 'n deelteken op die **e: tree—treeë.**

5. Lang ope **e** en **o** word geskrijwe met 'n kappie bo die klinker, wanneer die twee klinkers op die end van 'n woord òf in 'n ope lettergreep staan: **hê, sê, lê; wêreld, kêrel; môre;** maar **perd, bord,** ens.

6. In Afrikaanse en verafrikaanste vreemde woorde word die **i**-klank deur **ie** voorgestel, net soos in die V.H.S.: **die, wiel, artiekel.** (Vergelijk die Aanvullinge, no. 9.)

7. In vreemde woorde word die **i**-klank deur **i** voorgestel in ope lettergrepe, maar deur **ie** in geslote lettergrepe en op die end van 'n woord: **individu, dinee** maar **simpathiek, dinamiet; grasie, situasie.**

Wanneer die **ie** deur verbuiging in 'n ope lettergreep kom te staan, word **ie** behou: **projektiel—projektiele, fantasties—'n fantastiese beskrijwing.** (Vergelijk die Aanvullinge, no. 9.)

8. Die spelling **ei** en **ij** word oral behou waar dit in die V.H.S. voorkom: **lei** naas **lij** (Holl. **leiden** naas **lijden).**

Net soos in die V.H.S., word **ij** dan ook vervang deur **i** in die uitgang **-lik(e),** maar behou in **-rijk: waarlik, jaarliks** maar **belangrijk, klankrijk.**

9. **Au** word net behou in eiename en egte vreemde woorde: **Raubenheimer, âutomaties.**

Verder word **au** altoos vervang deur **ou: kouw, pouw** (Holl. **kauwen, pauw).**

---

## MEDEKLINKERS.

10. Waar **b, d** op die end als **p, t** uitgespreek word, word tog **b, d** geskrijwe in die woorde waar **b, d** in die meervoud gehoor word: **rib—ribbes, wind—winde.**

Waar daarenteë **p, t** algemeen in die meervoud gehoor word, daar word die letters ook geskrijwe: **rant—rante, ent—ente, krap krappe,** ens.

In gevalle waar die medeklinker in die meervoud of verbuiging heeltemaal verdwijn, volg ons die Hollandse spelling: **pad—paaie, breed—breë.**

11. Waar **d** na **l, n, r** in Hollands uitgespreek, maar in Afrikaans gewoonlik aan die voorafgaande klank gelijk gemaak word, daar word **d** in die Afrikaanse spelling tog behou: **kelder, helder; kinders, wonder; worde** (naas **word); perde** (mv. van **perd).**

12. Waar **d** en **t,** voorafgegaan deur 'n medeklinker, op die end van Hollandse woorde wel, maar in die Afrikaanse vorm van dieselfde woorde nie uitgespreek word nie, daar word hul weggelaat in die Afrikaanse spelling: **ag, drif, gees, hoof, juis, naas, rus, vas** in plaas van **agt (acht), drift, geest, hoofd, juist, naast, rust, vast.** Waar **d, t** in dergelijke gevalle in Afrikaans daarenteë wel uitgespreek word, word hul ook geskrijwe: **beeld, strand, kant.**

13. Waar **d** tussen klinkers nie uitgespreek word nie, word hij ook nie geskrijwe nie: **broer, leier, wijer** in plaas van **broeder, leider, wijder.**

14. Waar **t** voor **s** in die Afrikaanse vorm van dieselfde Hollandse woord nie uitgespreek word nie, word hij in die spelling weggelaat: **laas, plaas, geplaas,** in plaas van **laats(t), plaats, geplaats(t).**

15. In Afrikaanse en verafrikaanste woorde word **th** vervang deur **t,** net soos in die V.H.S.: **tans, tee, termometer** maar **thuis** (omdat hier nog aan **huis** gedink word).

16. Die Hollandse **ch**-klank word in Afrikaans deur **g** voorgestel: **ag, nog, tog, nag** in plaas van **ach, noch, toch, nacht.** Die verskil in spelling tussen Holl. **nog—noch** val dus weg in Afrikaans.

Opm. In die woorde **Christus** en **Christen**, en in samestellinge van die woorde, word **ch** gebruik naas **k,** omdat altwee uitsprake bestaan: **Christus, christen, christelik** naas **Kristus, kristen, kristelik.**

17. Tussen 'n beklemtoonde klinker of tweeklank en 'n toonlose **e,** val **g** in die uitspraak weg, en ook in die spelling: **hoër, opdraend, reën, seën, swaer, teën, tuie, waens** (mv. van **wa), weier,** in plaas van **hoger, opdragend, regel, segen, swager, tege(n), tuige, wagens, weiger.** Soms vind sametrekking plaas na wegval van **g: opdraand, maar, vool** uit **opdraend, maer, voël.**

Tussen **r** en 'n klinker, en aan die begin van 'n paar vreemde woorde, het **g** die uitspraak van dieselfde teken in Eng. **go: berg—berge** (mv.), **erg—erger, ergernis, burger; goenie, goeroe, gwarrie.** 'n Aparte teken word hier nie gebruik nie, omdat **g** in die gevalle altoos die uitspraak het, en dus geen verwarring kan ontstaan nie.

Hierdie uitspraak van **g** is ook tamelik algemeen in die telwoord **nege.**

Opm. 1. In die verbinding **oe** word die deelteken (¨) bo die **e** geplaas: **hoër.** Ook in die verbinding **ee** word die deelteken bo die tweede **e** geplaas, omdat die **ee** meestal tweelettergrepig uitgespreek word: **reël, teë.** In buigingsuitgange word die deelteken natuurlik ook gebruik: **breed—breër, 'n leë sak, 'n ongeleë uur.**

In die verbinding **ae, eie, ije** is die deelteken nie nodig nie, omdat hierdie verbindinge nie anders als tweelettergrepig kan uitgespreek word nie: **laag—laer, swaer, weier, wijd—wijer.**

Opm. 2. Sommige Afrikaners spreek die **g** tussen 'n beklemtoonde klinker of tweeklank en 'n toonlose **e,** als die **g** in Eng. **go** uit: **oog-oge, laag-lager.** Vir hierdie individuele uitspraak word geen aparte teken gebruik nie.

Opm. 3. In verboë vorme van bijvoeglike naamwoorde op **ig,** word **g** algemeen als spirant uitgespreek, en ook geskrijwe: **'n stadige perd, 'n nukkerige kind.**

Opm. 4. Die Afrikaanse spelling van Holl. **kogel, spiegel, bergen** (werkwoord), **gorgel** en **orgel** is **koeël, spieël, bêre, gorrel** en **orrel.**

18. Hollands **sch** word in Afrikaans als **sk** uitgespreek, en so geskrijwe: **skaap, skool.**

Waar **ch** in die verbinding **sch** nie uitgepsreek word nie, val dit weg, net soos in die V.H.S.: **mens, vis.**

19. Die Hollandse **v** word in Afrikaans geskrijwe, waar dit die uitspraak van **f** het: **vader, vrees.**

Waar die Hollandse **v** in Afrikaans tot **w** oorgaan, daar word **w** geskrijwe: **lewe, suiwer, golwe,** Holl. **leven, zuiver, golven. W** kan ook ontstaan wees uit **f,** in buigingsuitgange: **stof-stowwe** (mv.), **dof—'n dowwe pijn.**

20. **W** word als eindletter oral behou waar dit in die Hollandse spelling voorkom: **vrouw, leeuw.**

Daar word dus ook verskil gemaak in spelling tussen die persoonlike voornaamwoorde **jou, u** en die besitlike voornaamwoorde **jouw, uw: ek het jou (u) gesien,** maar **ek het jouw (uw) boek.**

Die Afrikanse vorme van die Hollandse woorde **nieuw, nieuws** word gespel **nuwt** (verboë vorm **nuwe)** en **nuws.**

21. Soos aangetoon in (1), moet bij vreemde woorde altoos 'n sekere mate van vrijheid toegelaat word. In vreemde woorde wat min of meer verafrikaans is, word die volgende letters geskrijwe in plaas van die oorspronkelike:—

**e** in plaas van **æ: pedagogie;**
**ee** in plaas van **é: dominee, komitee;**
**i** in plaas van **y: ritme;**
**f** in plaas van **ph: alfabet, filosofie;**
**k** in plaas van **c: konsert, konklusie;**
**k** in plaas van **ch: kronies;**
**kw** in plaas van **qu: kwartaal, konsekwent;**
**r** in plaas van **rh: retories, ritme;**
**s** in plaas van **g: losies, boskasie;**
**s** in plaas van **t: nasie, stasie;**

**s** in plaas van **c: sement, Desember;**
**sj** in plaas van **ch: sjokolade;**
**tj** in plaas van **ch: tjek.**

Woorde wat algemeen burgerreg verkrij het, word verafrikaans, en dus volgens die gewone reëls gespel: **keb, trem, trein, spiets.**

Vreemde woorde wat nog als sulks gevoel word, behou die vreemde spelling; so ook eiename: **cognac, café, boulevard; Cloete, Corneels, Theodoor,** ens.

22. 'n Medeklinker word dubbel geskrijwe, wanneer hij tussen klinkers staan, en die voorafgaande klinker kort is en die hoofaksent dra: **mak-makker** (teenoor **maker), stof-stowwe.**

Wanneer die voorafgaande klinker daarenteë wel kort is, maar nie die hoofaksent dra nie, dan word die medeklinker nie verdubbel nie: **heerlik-heerliker, middel-middele.**

23. Ten opsigte van die verdeling in lettergrepe en die aaneenskrijwe van woorde, word die Hollandse reëls gevolg, waarbij veral op die volgende punte moet gelet word:—

Als daar één medeklinker is, word dit bij die volgende lettergreep getrek: **ko-ning;** als daar twee is, val die verdeling in die middel: **pit-jie, win-de.** Bij duidelike samestellinge word die afleiding soms gevolg: **daar-om, grijs-aard, boom-pie, gars-brood.**

Wanneer die een of ander woordsoort—behalwe 'n bijvoeglike naamwoord—'n selfstandige naamwoord nader bepaal, word die twee aaneengeskrijwe: **noordpool, seewater, môreson, uitspanplek.** Dikwels word die twee met 'n koppelteken verbind: **Unie-parlement, Voor-Indië.** Waar die bijvoeglike naamwoord so nouw met die selfstandige naamwoord verbind is dat die twee een begrip vorm, daar word hul aanmekaar geskrijwe: **Nuwejaar, Oujaar, hoëpriester.**

(Vergelijk die **Aanvullinge,** no. 6.)

24. Die afkappingsteken (') word net gebruik bij die onbepaalde lidwoord **'n** en die besitlike voornaamwoord **s'n,** net soos in die V.H.S.: **'n man; dit is pa s'n.** Die vol vorm van **s'n** word geskrijwe **sijne: dit is pa sijne.**

Verder word geskrijf:—

Naas **aan 't,** die vorm **aan** (sonder **'t): hij is aan 't ploeë, die rivier is aan afkom;**

in plaas van **di's** òf **d'is** die vorm **dis,** naas die vol vorm **dit is;**
in plaas van **g'n** die vorm **gin,** naas die vol vorm **geen;**
in plaas van **o'er** die vorm **oor;**
in plaas van **so's** die vorm **soos,** naas die vorm **soa(l)s;**
in plaas van **v'r** die vorm **vir.**

## ENKELE TAALVORME.

'n Paar taalvorme eis 'n nader bespreking.

25. Naas die vorm **se,** word deur sommige die vorm **s'n** gebruik vir manlik en vrouwelik, enkelvoud en meervoud: **pa se pijp, ma se hoed, die mans se geld, die dames se klere** naas **pa s'n pijp,** ens.

Naas die vorme **se, s'n,** word in die vrouwelik enkelvoud (nie meervoud nie) ook **haar, hare** gebruik, wat histories juister is: **ma haar hoed, dis ma hare.**

In die meervoud word behalwe die vorme **se, s'n** ook **hul** gebruik: **die mans hul klere, die dames hul hoede, die kinders hul boeke.**

26. Die vorme **mij, sij** van die besitlike voornaamwoord, word gebruik naas die voller vorme **mijn, sijn: mij(n) vader, sij(n) moeder.**

Naas die beklemtoonde vorm **ek** van die persoonlike voornaamwoord, word gebruik die swakbetoonde vorm **ik.**

27. Die toonlose **e** in die Hollandse verkleiningsuitgang **-tje, -(p)je** tree in die Afrikaanse vorm van dieselfde uitgang als **-ie** op, en word ook so geskrijwe: **bietjie, glasie, dorpie.**

28. Waar die Hollandse voorvoegsel **voor** in Afrikaans tot **ver** verswak is, word dit ook **ver** geskrijwe: **vernaam, versigtig, veral.** Die voorsetsel word geskrijwe **vir**; die bijwoord **ver: dit is vir A,** maar **dis ver van die dorp.**

(Vergelijk die **Aanvullinge,** No. 17.)

29. Egte deelwoorde, d.w.s. suiwer werkwoordelike vorme, neem geen **d** nie (behalwe waar die stam reeds op **d** uitgaan): **die skape word getel; die goed is gister al verdeel; hij het die slagijster gestel; ons het ons groot manne geëer; ek het die vraag verander; hij het ons erg teleurgestel.**

Maar wanneer die deelwoord als 'n bijvoeglike naamwoord gebruik word, m.a.w. om 'n toestand en nie 'n handeling aan te duie nie, dan word daar 'n **d** gehoor na 'n klinker òf na **l, m, n, r: die man is getrouwd; ek voel baing teleurgesteld; hij is gesteld op sij klere; ons mense is baing verdeeld; ek voel mij hoogs vereerd; die saak is nog onveranderd.**

Opm.: **T** en **d** val altijd weg na **k, p, g, s, f: die boeke was reeds ingepak; die skape is gedip; die osse is al uitgejaag; die deure is geverf; die man is uitgeraas.**

30. Soos reeds in (1) aangetoon, word, waar daar verskillende vorme in algemene gebruik is, die verskillende vorme ook toegelaat; **(on-)mogelik, (on-)moontlik, (on-)molik; baing, baje; môre, more; nôi, nooi,** ens.

Hiertoe behoort ook die afwisseling van kort **e** met **i** voor 'n nasaal: **string** (snw.), **bring, wink,** ens., voor en naas **streng, breng, wenk.** In veel gevalle is die vorm met **i** selfs die gewone vorm.

Die Spelling-Kommissie:—

T. H. LE ROUX (Konvener).
JAN F. E. CELLIERS.
Prof. Dr. J. D. DU TOIT.
Advokaat C. J. LANGENHOVEN.
Prof. Dr. D. F. MALHERBE.
Dr. W. M. R. MALHERBE.
GUSTAV S. PRELLER.

---

# AANVULLINGE BIJ DIE SPELREËLS.

Onder die samestelling van die Woordelijs is dit geblijk, dat die Spelreëls op heelwat punte aangevul moet worde. Die aanvullinge laat ons hier volg:—

1. Dikwels is dit nie uit te maak welke van twee, soms meer vorme, die gebruiklikste is nie. In sulke gevalle word al die vorme alfabeties aangegee. Daarenteë word die vorme wat nie algemeen gebruiklik is nie, maar tog gangbaar genoeg om opgeneem te worde, tussen hakies geplaas. Hierdie minder gebruiklike vorme verdien natuurlik nie die voorkeur nie.

Veral bij die woorde wat meer als geleerde of boekwoorde moet beskouw word, is dit dikwels moeilik, partijkeer selfs onmoontlik, om vas te stel wat als die gewone Afrikaanse vorm te erken is. Duidelik sien ons dit bij die selfstandige naamwoorde op **-ing:** die meeste het sowel 'n meervoud op **-s** als op **-e,** terwijl dit baing keer nie uit te maak is welke van die twee die gewoonste is nie. Gewoonlik staan die min of meer geleerde woorde darem digter bij die Hollandse vorm.

2. Bij die bijvoeglike naamwoorde word deur veel Afrikaners 'n verboë vorm geskrijwe, waar dit nie in die lewende taal gehoor word nie. Daarom word die verboë vorm altoos in die lijs aangegee. Waar dit nie gedaan word nie, blij die bijvoeglike naamwoord onverboë.

Soms word 'n bijvoeglike naamwoord verboë wanneer dit met besonder nadruk uitgespreek word, wat dikwels gepaard gaan met figuurlike betekenis: b.v. **dis 'n bitter appel** maar **dit was 'n bittere dag; dis 'n arm man** maar **dis 'n arme sukkelaar.**

3. Die meervoud van selfstandige naamwoorde, meestal vreemde, op onbeklemtoonde **-a** word sonder afkappingsteken geskrijwe: **massa, massas; padda, paddas;** maar **karba, karba's; hoera, hoera's.** Vreemde selfstandige naamwoorde op **-é, -i, -o** en **-u** neem die afkappingsteken, net soos in die V.H.S.: **café, café's; impi, impi's; duo, duo's; parvenu, parvenu's.**

Vir die paar vreemde selfstandige naamwoorde wat op 'n ander klinker uitgaan, moet die Woordelijs geraadpleeg worde.

4. In uitdrukkinge als **jou skelm** word **jou** sonder **w** ge-

skrijwe, als sijnde vermoedelik 'n persoonlike voornaamwoord, met **skelm** in apposisie daarbij.

Ons skrijwe ook **jou waarlik,** waar **jou** waarskijnlik die ethiese datief van die persoonlike voornaamwoord is.

5. Samegestelde telwoorde word met koppeltekens geskrijwe: **twee-en-twintig.**

Tijdsbepalinge word aanmekaar geskrijwe: **dis twaalfuur.** Wanneer verskillende ure bedoel word, staan die woorde apart: **hij het twee uur gewerk.**

6. Waar dit nodig is om duidelikheidshalwe die tweelettergrepigheid aan te duie bij samengestelde woorde, daar word deeltekens geskrjwe als die samestelling reeds als 'n eenheid beskouw word; anders skrijf ons die koppelteken: **drieënig, meeëet: maar see-eend.** Die koppelteken word ook geskrijwe bij jong samestellinge, waarvan die dele nog duidelik als afsonderlik gevoel word: **Unie-Regering.**

(Vergelijk **Spelreëls,** no. 23.)

7. Selfstandige naamwoorde wat als bijvoeglike naamwoorde fungeer ter aanduiding van metale en stowwe, word apart geskrijwe wanneer sodanige woorde 'n begrip aanduie wat duidelik als apart gevoel word: **koper ketel, silwer ketting, katoen onderklere, ferweel broek** maar **veerbed, grasdak,** ens.

8. Bij samengestelde selfstandige naamwoorde word, net soos in die V.H.S., die **s** alleen dan verdubbel wanneer die stam van die eerste deel op **s** uitgaan, en die tweede met **s** begin: **grassoort, toetssteen;** maar **meisieskool, regeringsaak.**

9. Die **i**-klank stel ons voor deur **ie** in die volgende gevalle:—

(a) in alle beklemtoonde lettergrepe van Afrikaanse en verafrikaanste woorde: **afgodies, bietjie, grasie, auntie, konstitusie, ring, piesang, sediesie, tiepe, tietel,** ens.

(b) in onbeklemtoonde eindlettergrepe van Afrikaanse en verafrikaanste woorde: **afgodies, bietjie, grasie, auntie, konstitusie, notisie, posiesie, vendusie,** ens. Bij buigingsvorme blij **ie** behou: **posiesies; tragies, 'n tragiese geval.**

In ander onbeklemtoonde lettergrepe word **i** geskrijwe: **ambisieus** naas **ambiesie, individu, likwidasie, munisipaliteit, situasie, siviel, tradisioneel** naas **tradiesie.**

(Sie **Spelreëls,** no. 6 en 7.)

10. Na 'n kort, onbeklemtoonde klinker word die medeklinker nie verdubbel nie: **baketel, bobejaan** of **bobiaan, frikedel, koliander** of **koljander, likewaan, Maketees, okerneut, pikewijn, tameletjie,** ens. Soms is dit egter nodig om met die oog op die Hol-

landse spelling, of in die geval van vreemde woorde, voorlopig nog twee medeklinkers te skrijwe: **klassikaal, skrobbeer, skrobbering, stoffasie, stommiteit,** ens.

11. In buigingsvorme gaat **f** oor tot **w,** terwijl **g** wegval: **aktief, aktiewe; filosoof, filosowe; bioloog, bioloë; filoloog, filoloë.** Waar daar geen sprake van buigingsvorme is nie, daar geld die reël vir vreemde woorde: **aktiviteit, evolusie,** ens.

12. Positiewe op **-s** verdubbel die **s** in die superlatief: **dwaas, dwaasste.**

13. Werkwoorde op **-eer** het twee vorme in die verlede deelwoord, met of sonder **ge-: geregeer** of **regeer.**

14. Werkwoorde wat op **-d** en **-g** uitgaan, het dikwels nog 'n vorm op **-e,** waar dan **g** gewoonlik wegval: **bid, bind** naas **bidde, binde; beweeg, sorg, veeg** naas **beweë, sôre, vee.**

15. Werkwoorde wat op **-f** uitgaan, het twee vorme, een op **-f** en een op **-we: leef, skrijf,** naas **lewe, skrijwe.**

16. Woorde op **-ieel** en **-ieer** neem alleen in de verboë vorme deeltekens: **finansieel, kommersieel, definieer;** maar **finansiële, kommersiële.**

17. In aansluiting bij no. 28 van die Spelreëls, skrijf ons **ver** en nie **vir** nie, waar die woord als voorvoegsel en nie meer als voorsetsel gevoel word nie; **ver** word dan aaneengeskrijwe met die volgende woord, **vir** daarenteë apart: **vergoed, verlaas, verlief neem, verniet, vergek hou** naas **vir die gek hou.**

18. Die vernaamste gevalle waar hoofletters geskrijwe word, is die volgende:—

(a) geografiese eiename, persoons- en volkename, en samestellinge en afleidinge daarvan: **Arabië, Amsterdam, Amsterdammer, Amsterdams, Hegel, Hegeliaans, Afrikaans, Afrikaner, Afrikanervolk.**

Opm. 1. Bijvoeglike naamwoorde van sodanige selfstandige naamwoorde afgelei, word dus, in afwijking van die V.H.S., met hoofletters geskrijwe. Daar is darem ook Vereenvoudigers wat hoofletters skrijwe, wat volgens die ondergetekende die voorkeur verdien, ook bij wie Hollands skrijwe. Dus **Nederlandse taal, Duitse volk.**

Opm. 2. Samestellinge lewer dikwels moeilikhede op.

Waar nie meer gedink word aan die herkoms nie, en die woord nie 'n algemene begrip aandui, dus bloot kwalifiserend is, daar word 'n klein letter geskrijwe: **Afrikanerkring,** d.i. kring van Afrikaners; maar **afrikanerbul, afrikaneros, hottentotsvije, portnatalpatats, saksiesblouw.**

(b) name van godsdienste, kerkgenootskappe, godsdienstige sektes, partije, rigtinge of beweginge, en samestellinge en afleidinge daarvan: **Buddhisme, Mahomedaans** of **Mohamedaans, Piëtis-**

**me, Piëtisties, Wesleyaans, Kalvinisties, Dominikanermonnik, Sosialisme, Nihilisme, Romantiek, Unionis.**

Opm. Hier sal altijd 'n sekere mate van vrijheid moet gelaat word: b.v. in die uitdrukking **die romantiek van die situasie**, waar die woord in 'n algemene betekenis gebruik word, is die hoofletter nie nodig nie.

(c) Name van die maande, week- en feesdae: **Januarie, Sondag, Pase, Krismis.**

19. Bij woordpare met die verbinding **ee** als die volgende, skrijwe ons die deeltekens net bij die kort vorme, omdat die **ee** in die lang vorme eenlettergrepig is: **teë, teëpraat, neë** maar **teen, teenswoordig, neentig.**

Ook bij verkleinwoorde word die deeltekens weggelaat om dieselfde rede: **vooltjie** naas **voël, reeltjie** naas **reël,** ens.

Ten gevolge van die eenlettergrepigheid bij verkleinwoorde, skrijwe ons ook **waantjie** naas **waens, leuntjie** naas **leuen,** ens.

Die Woordelijs-Kommissie:—

T. H. LE ROUX (Konvener).
D. F. MALHERBE.
JOHANNES J. SMITH.

# A.

a, a's.
aaklig *of* akelig, aaklige *of* akelige.
aalmoes, aalmoese.
aalwee *of* aalwijn *of* alewee.
aalwijn *of* alewee *of* aalwee.
aambeeld, aambeelde.
aamborstig, aamborstige.
aan.
aanbesteë *of* aanbestee, het aanbesteë *of* aanbestee.
aanbeveel, het aanbeveel.
aanbevelenswaardig, aanbevelenswaardige.
aanbid, het aanbid (aangebid).
aanbiddelik, aanbiddelike.
aanbod, aanbiedinge.
aanbrand, aangebrand.
aand (awend), aande (awende).
aandag.
aandagtelik.
aandagtig, aandagtige.
aandblommetjie.
aandeel, aandele.
aandeelhouer, aandeelhouers.
aandoenlik, aandoenlike.
aandra, aangedra.
aandraer.
aandui *of* aanduie, aangedui *of* aangeduie.
aaneen.
aanerd, aangeërd.
aangaande.
aangebedene.
aangebore.
aangedaan.
aangee, aangegee.
aangeeër.
aangeklaagde, aangeklaagdes.
aangenaam, aangename.
aangesien.
aangesig, aangesigte.
aangetrouwd, aangetrouwde.
aangrensend, aangrensende.
aangrijpend, aangrijpende.
aanhalingsteken, aanhalingstekens.
aanhangsel, aanhangsels.
aanhanklik, aanhanklike.
aanhits, aangehits.
aanhoorder, aanhoorders.
aanhou, aangehou.
aanhoudend, aanhoudende.
aanklae (aankla), aangeklae (aangekla).
aanklaer, aanklaers.
aanklag, aanklagte.
aankleë *of* aanklee, aangekleë *of* aangeklee.
aanlê, aangelê.
aanleg, aanlêe.
aanleiding, aanleidinge.
aanloklik, aanloklike.
aanmaning, aanmanings.
aanmatig, aangematig.
aanmatigend, aanmatigende.
aanmeld (aanmelde), aangemeld (aangemelde).
aanmerking, aanmerkinge *of* aanmerkings.

aanmerklik, aanmerklike.
aanneem, aangeneem.
aannemelik, aannemelike.
aanneming.
aanpiekel, aangepiekel.
aanrand, aangerand.
aanranding, aanrandinge *of* aanrandings.
aanrig, aangerig.
aans (*bw.*).
aansien (*in —*).
aansienlik, aansienlike.
aansies (*bw.*).
aanskaf, aangeskaf.
aanskouw, het aanskouw.
aanskouwelik, aanskouwelike.
aanskrijwe, aangeskrijwe.
aanskrijwing, aanskrijwinge *of* aanskrijwings.
aanslaan, aangeslaan.
aanslag, aanslae.
aanslib, aangeslib.
aansoek, aansoeke.
aanspelde, aangespelde.
aanspoor, aangespoor.
aanspreeklik, aanspreeklike.
aanstaan, aangestaan.
aanstaande, aanstaandes.
aanstaande (*bnw.*).
aansteek, aangesteek.
aansteeklik, aansteeklike.
aanstel, aangestel.
aanstelling, aanstellinge *of* aanstellings.
aanstellings (*mv.*).
aanstonds.
aanstoot (*snw.*).
aanstoot, aangestoot.
aanstootlik, aanstootlike.
aansuiwer, aangesuiwer.
aantal, aantalle.
aanteel, aangeteel.
aantijg, aangetijg.
aantog (*in —*).
aantrek, aangetrek.
aantreklik, aantreklike.
aanvaar (*aanneem*), het aanvaar.
aanvaar (*van 'n skip*), aangevaar.
aanval, aangeval.
aanval, aanvalle.
aanvallig, aanvallige.
aanvang, aangevang.
aanvankelik (*bw.*).
aanvankelik, aanvankelike.
aanverwant (*bnw.*).
aanverwante, aanverwantes.
aanvoer, aangevoer.
aanvoerder, aanvoerders.
aanvra, aangevra.
aanvraag, aanvrae.
aanwakker, aangewakker.
aanwas, aangewas.
aanwen, aangewen.
aanwensel, aanwensels.
aanwerf, (aanwerwe), aangewerf (aangewerwe).
aanwesig, aanwesige.
aanwesigheid.
aap, ape.
aar, are.
aarbei, aarbeie.
aard (*snw.*).
aard, geaard.
aardbewing, aardbewinge *of* aardbewings.
aarde.
aardig (*bw.*).
aardig, aardige.
aardigheid.
aardrijk.
aards, aardse.
aardsgesind, aardsgesinde.
aardskok, aardskokke.
aars.
aarsel, geaarsel.
aarseling.
aartappel *of* ertappel, aartappels *of* ertappels.

aartappelmoer *of* ertappelmoer, aartappelmoere *of* ertappelmoere.
aartsbisskop, aartsbisskoppe.
aartsvaderlik, aartsvaderlike.
aas (*snw.*).
aas, geaas.
aasvoël, aasvoëls.
ab, abte.
abattoir, abattoirs.
abba, geabba.
abdij, abdije.
abdis, abdisse.
ablatief, ablatiewe.
abnormaal, abnormale.
abonnee, abonnees.
abonneer, geabonneer *of* abonneer.
absint.
absolusie.
absolutisme.
absoluut, absolute.
abstraheer, geabstraheer *of* abstraheer.
abstrak, abstrakte.
absurd, absurde.
absurditeit, absurditeite.
abuis.
abusief, abusiewe.
acetyleen.
adamsvij *of* adamsvijg, adamsvije.
addergebroedsel.
addisioneel, addisionele.
adel.
adellik, adellike.
adelstand.
adhesie.
adieu!
adieu, adieu's.
adjektief, adjektiewe.
adjudant, adjudante.
adjunk, adjunkte.
administrasie.
administrateur, administrateurs.
administreer, geadministreer *of* administreer.
admiraal, admiraals.
admissie.
admissieeksamen.
adonis.
adres, adresse.
adresseer, geadresseer *of* adresseer.
advent.
adverteer, geadverteer *of* adverteer.
advertensie, advertensies.
advies.
adviseer, geadviseer *of* adviseer.
advokaat, advokate.
advokatestreek, advokatestreke.
afbeeld, afgebeeld.
afbeelding, afbeeldinge.
afbeeldsel, afbeeldsels.
afbetaal, het afbetaal.
afbetaling, afbetalinge *of* afbetalings.
afborsel, afgeborsel.
afdak, afdakke.
afdam, afgedam.
afdank, afgedank.
afdeling, afdelinge *of* afdelings.
afdelingsraad, afdelingsrade.
afdoende.
afdraand *of* afdraend, afdraande *of* afdraende, afdraands *of* afdraends.
afdraand *of* afdraend (*bnw.*).
afdrijwe, afgedrijwe.
afdroë (afdroog), afgedroë (afgedroog).
afdruk, afdrukke.
afdwaal, afgedwaal.

afdwaling, afdwalinge *of* afdwalings.
affaire, affaires.
affeksie.
affektasie.
affront.
affronteer, geaffronteer *of* affronteer.
affronteerspeletjie.
afgedankste (*bnw.*).
afgee, afgegee.
afgeleë.
afgeleef, afgeleefde.
afgesant, afgesante.
afgesien (— *van*).
afgeskeies (*mv.*).
afgeskeidenheid.
afgetrokke.
afgevaardigde (*enkv. en mv.*), afgevaardigdes.
afgietsel, afgietsels.
afgod, afgode.
afgodedienaar, afgodedienaars.
afgodediens.
afgodies, afgodiese.
afgodsbeeld, afgodsbeelde.
afgrijselik *of* afgrijslik, afgrijselike *of* afgrijslike.
afgrond, afgronde.
afgrouw, afgegrouw.
afguns.
afgunstig, afgunstige.
afgunstigheid.
afhankelik *of* afhanklik.
afjak, afgejak.
afjak, afjakke.
afkappingsteken, afkappingstekens.
afkerig ( — *van*).
afkeur, afgekeur.
afkeurenswaardig, afkeurenswaardige.
afklop, afgeklop.
afkomeling, afkomelinge.
afkoms.
afkomstig.
afkondig, afgekondig.
afkondiging, afkondiginge *of* afkondigings.
aflê (afleg), afgelê (afgeleg).
aflei, afgelei.
afleiding.
afleiding (*van woorde*), afleidinge *of* afleidings.
afleier, afleiers.
aflewer, afgelewer.
aflewering, afleweringe *of* aflewerings.
afneem, afgeneem.
afnemer, afnemers.
afpen, afgepen.
Afrika.
Afrikaans, Afrikaanse.
Afrikaner, Afrikaners.
afrikanerbees, afrikanerbeeste.
afrikanerbul.
afrikanerkoei.
afrikaneros.
afrokkel, afgerokkel.
afroom (afroem), afgeroom (afgeroem).
afsaal, afgesaal.
afsae( afsaag), afgesae (afgesaag).
afsê, afgesê.
afsien, afgesien.
afsigtelik, afsigtelike.
afskaduwing.
afskaf, afgeskaf.
afskawe (afskaaf), afgskawe (afgeskaaf).
afskeep, afgeskeep.
afskei *of* afskeie, afgeskei *of* afgeskeie.
afskeid.
afskeiding.
afskeidspreek.
afskeie *of* afskei, afgeskeie *of* afgeskei.

afskuw.
afskuwelik, afskuwelike.
afslaer, afslaers.
afslag (*snw.*).
afslag, afgeslag.
afsloof *of* afslowe, afgesloof *of* afgeslowe.
afsnouw, afgesnouw.
afsonder, afgesonder.
afsonderlik, afsonderlike.
afspraak, afsprake.
afstam, afgestam.
afstammeling, afstammelinge.
afstand, afstande.
afsterwe, afgesterwe (afgestorwe).
aftakel, afgetakel.
aftog.
aftreë *of* aftree, afgetreë *of* afgetree.
aftrek, afgetrek.
aftreksom, aftreksomme.
aftuie (aftuig), afgetuie (afgetuig).
afval, afgeval.
afval (*snw.*).
afvallig, afvallige.
afvee (afveeg), afgevee (afgeveeg).
afvra, afgevra.
afvrij, afgevrij.
afwater, afgewater.
afweie, afgeweie.
afwen, afgewen.
afwesig, afwesige.
afwesigheid.
afwisselend, afwisselende.
afwijs, afgewijs.
ag (*telw.*), ags *of* agte.
ag, geag.
agbaar, agbare.
ageer, geageer *of* ageer.
agenda.
agent, agente.
agentskap, agentskappe.
aghoek, aghoeke.
aghoekig, aghoekige.
agie (*nuwsgierige* —! *ou nuwsgierige* — !).
agitasie.
agiteer, geagiteer *of* agiteer.
agressief, agressiewe.
agste (*rangtelw.*).
agteloos.
agtelosig, agtelosige.
agtenswaard.
agtenswaardig, agtenswaardige.
agter.
agteraf.
agterbaks, agterbakse.
agterdog.
agterdogtig, agterdogtige.
agtereenvolgens.
agterhoudend.
agterlik, agterlike.
agtermekaar.
agtermiddag, agtermiddae.
agteroor.
agteropskop, agteropgeskop.
agterossambok, agterossambokke.
agterrijer, agterrijers.
agterslag, agterslae.
agterstallig, agterstallige.
agterstel.
agterstevoor.
agtertang.
agteruit.
agtervoegsel, agtervoegsels.
agterwaarts, agterwaartse.
agterweë ( — *blij, hou*).
agtien.
agtiende.
agting.
agtuur.
aia, aias.
air, airs.
aispaai (*speletjie en uitroep*).
aits !

